541

# Ons bring aan U, Heer Jesus













1 2 3

X Lied :

2

Ons wil U dien, Heer Jesus,
met ywer en met krag.
Help ons om as u kinders,
te doen wat U verwag.
Beheer ons hart en lewe,
o Here, deur u Gees.
Laat al ons doen en late
vir U 'n vreugde wees.

3

Ons wil U volg, Heer Jesus,
soos wat u Woord ons leer.
Leer ons gehoorsaam lewe,
om U al meer te eer.
Beheer ons hart en lewe,
o Here, deur u Gees.
Laat al ons doen en late
vir U 'n vreugde wees.